SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS Sondag 20 Julie 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat ons moet aankondig dat Izak J J van Aarde ZS2I nou 'n stil sleutel is. Hy het op Maandag 14 Julie heengegaan. Hy was 'n radioamateur vir 50 jaar en was 'n lewenslange lid. Hy sou op 28 Augustus 78 jaar geword het. Hy sal deur sy vrou, twee seuns en 'n dogter gemis word. Die begrafnis vind op Donderdag om 15:30 vanuit die NG Kerk Grootbrakrivier plaas. Innige meegevoel aan sy familie en vriende.

POUSE

In die nuus vandag:

S.O.S RED ONS SARL

SARL-LIDMAATSKAPTOEKENNINGSVELDTOG (SMAC)

BETALING VAN LEDEGELD VIA DIE INTERNET

VERANDERING IN INTEGNETDATUMS

SIEMENS RADIOAMATEUR VAN DIE JAAR TOEKENNINGS: NOG EEN KANS VIR NOMINASIES.

DXPEDISIE NA 7P8

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

S.O.S RED ONS SARL

Hier volg 'n boodskap van die visie-president, Graham Hartlett ZS6GJH:

“Dit is alom bekend dat die Suid-Afrikaanse Radioliga oplewing benodig. Die enigste manier om dit te kan bereik is deur lidmaatskap.

Ek is seker daarvan dat u almal bewus is van die veranderings in die raad. Daar is ook ’n onafhanklike studie gedoen van die bedryfsprosedures en die dienslewering wat aangebied word. Die is voorgelê by die SAV met menige voorstelle vir verbetering van die SARL. Hierby ingesluit was deursigtigheid van bedryf, verbeterde kommunikasie met die klubs en merkbaar verbeterde reaksie en diens aan lede.

Daarby gesê, die enigste manier dat die huidige raad ’n kans het om die toekoms van ons stokperdjie te verseker is deur sy lede. Indien die Liga hierdie jaar faal, sal die stokperdjie in duie stort. Sonder die Liga is daar geen manier om ons uitsaaibande te verseker nie, niemand om te veg vir ons reg om torings en antennas op te rig, niemand om te veg vir die afskaffing van die Morsekode en niemand om die indringing van andere in ons bande uit te daag nie.

Ons het almal hierdie dienste nodig, en het dus die SARL nodig om suksesvol, met u ondersteuning, voort te gaan om te verseker dat ons stokperdjie nie in die geraas verdwyn nie.

Dit is derhalwe in die hande van elke amateuroperateur om ons stokperdjie se toekoms te verseker.

Ek hoor van baie strydpunte met die Raad, die groter gros waarvan met individiue en nie met die SARL en sy beginsels is nie. Moet nie die SARL en die stokperdjie straf as gevolg hiervan nie maar raak betokke en tesame kan ons die struikelblokke verwyder wat in die pad staan van ons groei. Om betrokke te word kan so eenvoudig wees as om ’n lid van die SARL te word of om een te bly - betaal u lidmaatskapfooie gou. Vir die wat meer betrokkenheid verlang, die SARL het U nodig. Nader enige raadslid en bied u besondere talente aan.” (ZS6GJH).

IARU-LIDMAATSKAP

Dit is by die AJV in Bloemfontein ooreengekom dat die SARL weer by die IARU sal aansluit en dat ’n spesiale fonds vir die doel gestig sal word. Donasies sal baie welkom wees. (ZS6GJH.)

SARL-LIDMAATSKAPTOEKENNINGSVELDTOG (SMAC)

Die SARL-lidmaatskaptoekenningsveldtog “SMAC” is ’n wen-wen situasie vir sowel die lede as die Liga.

Indien u nie in die verlede ’n lid van die SARL was nie is dit nou die tyd om aan te sluit. Ons geniet almal om op die lug te wees. Wees verantwoordelik vir die voortgesette genot van ons stokperdjie en word vandag ’n lid van die SARL. Opbetaalde lede het die verdere bonus om ’n kans te hê om wonderlike pryse te wen.

Indien u aangesluit het of u lidmaatskap hernu het vir hierdie jaar sal u outomaties in aanmerking kom om van die volgende te wen: 'n 10% afslagbewysstuk van Multisource vir een gelukkige lid elke maand. 'n V8 Draagbare ICOM radio! Die trekking vir hierdie prys vind in Januarie 2004 plaas. 'n Fantastiese jaareindtrekking met 'n prys wat by die 2004 AJV getrek sal word en wat ongeveer R5 000,00 werd sal wees vir die gelukkige SARL-lid

En daar is vele meer! Besoek die SARL webblad vir nadere besonderhede by http://www.sarl.org.za.

Onthou: Die SARL-lede het toegang tot die ledeafdeling van die webblad wat vol ekstra nuus, gevorderde opsoekmodus in die roepseinboek, die raad se opgraderings, adddisionele tegniese oorsigte en nuttige koppelings wat nie aan die algemene publiek beskikbaar is nie.

Ons is ernstig oor verandering–..help ons om te verander.

Aldus die Vise-President, ZS6GJH.

BETALING VAN LEDEGELD VIA DIE INTERNET

Dit het onder die aandag van die SARL-kantoor gekom dat daar 'n gerug die rondte doen dat ledegeld nie via die internet betaal kan word nie. Let daarop dat daar geen waarheid in hierdie gerug steek nie. Ledegeldrekenings word vroeg hierdie week gepos. Spoedige vereffening sal baie waardeer word. (NARS.)

VERANDERING IN INTEGNETDATUMS

Die INTEGNET wat beplan is vir die Internet Herhalerkoppeling op 20 Julie is uitgestel tot 31 Augustus. Die ekstra tyd word benodig om die materiaal en die deelnemers na te vors. Indien u of u klub hierby betrokke is stuur asb u inligting via die internet aan armi@sarl.org.za. (ZS6AKV).

SIEMENS RADIOAMATEUR VAN DIE JAAR TOEKENNINGS: NOG EEN KANS VIR NOMINASIES.

Die Suid-Afrikaanse Radio Ontwikkelings Trust het nominasies vir die senior kategorie van toekennings ontvang, maar nie een vir die junior kategorie nie. Dit is moeilik om te glo dat geen jong mense onder die ouderdom van 25 'n bydrae maak tot amateurradio nie. Die Trust het dus besluit om die finale datum vir nominasies vir beide kategorieë te verleng tot 25 Julie. Die beoordeelaars sal kort daarna byeenkom om al die nominasies na te gaan en die wenners van die jaar se name bekend te maak. Besondehede en nominasievorms kan op die SARL-webblad by www.sarl.org.za gevind word of kan aangevra word deur middel van 'n e-posversoek aan saardt@intekom.za. Hierdie is 'n laaste geleentheid om erkenning te gee aan iemand wat 'n groot bydrae tot amateurradio se ontwikkeling en bevordering maak. (ZS6AKV).

DXPEDISIE NA 7P8

Nog twee operateurs het by die dxpedisie van 18 tot 25 Julie na Lesotho aangesluit [425DXN 627]. Die span bestaan nou uit K5LBU/7P8CF, W0IZ/7P8IZ,

K4SV/7P8DA, W5MJ/7P8MJ, VA7DX/7P8NK, WW5L/7P8TA, Larry Alkoff N2LA (roepsein 7P8LA aangevra) en sy vrou Karen, K2DVX (roepsein 7P8KA aangevra). QSL via tuisroepseine.

Hierdie alle modusse, alle bande aktiwiteit het amateursatellietmodus by sy beplande bedryf gevoeg. Die bedrywigheid sal op die AO-40 satelliet (opskakel 435,550-435,800 MHz GG/LSB en afskakel op 2401,225-2401,475 MHz GG/BSB) wees. 'n Aanlyn webblad en logs sal by http://www.amsatnet.com/7p8.html beskikbaar wees wanneer die dexpedisie aan die gang is. (ex WW5L)

KLUBNUUS

Noord-Wes Amateurradioklub Algemene Jaarvergadering.

Datum :Saterdag 2 Augustus 2003 Tyd :15:00 Plek :Spur Konferensielokaal

(ex ZS6AWL)

DATUMS OM TE ONTHOU

Die DXPEDISIE NA FRANS POLINESIë sal bedrywig wees tot 27 Julie en werk op all bande met ESB, RTTD en GG. Volle besonderhede en alle inligting kan op hulle webwerf www.qsl.net/g4mfw gevind word.

SARL HF-FOON-kompetisie vind plaas op 3 Augustus vanaf 14:30 tot 18:30 SAT [neem kennis van die nuwe tye].

SWAZILAND OP DIE LUG: Rad ZS6RAD, Ron ZS5ABD, Cliff ZS6BOX en Willie ZS5WI sal 3DA0DX vanaf Swaziland bedryf vanaf 29 Julie tot 3 Augustus, albei dae ingesluit.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Gustav, ZS6BWN, en gelees is deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. Baie dankie aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX